# O Christus, ons verlange

354













1 1b 2 3 4

X Lied :

354

1(b)

Ver - vul in wel - be - ha - e
ons har - te met u Gees;
skenk ons in hier - die da - e
'n wa - re Chris - tus - fees.

1 1b 2 3 4

X Lied :

2

U wat as Hemelkoning
in heerlikheid regeer,
maak onder mense woning;
daal as 'n dienskneg neer -
en herders vind 'n Herder
oor wie hul dankbaar juig;
en wyses vind dié Wysheid
voor wie hul biddend buig.

3

Soos kinders met "hosannas"
hul Koning bly ontmoet,
en Sion sy Messias
met jubels kon begroet -
só wil my lied u vrede,
u heerskappy besing;
my lof- en dankgebede
U juigend hulde bring.

354

4

Ek, magteloos gebonde,
ek word deur U bevry;
ek is bevlek met sonde -
U kom en reinig my.
Nou leef my dankgebede -
Nou kan ek sing en dien!
Nou kan ek sterf in vrede -
Ek het my Heer gesien!